# POLICY 04/2015 RAADSBELEID

ONDERWERP : BELEID OOR BEGRAAFPLASE

VERWYSING : 16.6.B

BESLUIT NR : 7/05.1/2015 (SRV) DATUM: 13 Mei 2015

BELEIDSOOGMERK: Gestruktueerde aankoop, reservering en uitbou van grafte tot voordeel van die Munisipaliteit se registerstelsel en vir die publiek se veiligheid en om begraafplase se estetiese voorkoms te verbeter.

BELEIDSFILOSOFIE EN BEGINSELS

Die aankoop en reservering van grafte moet so geskied dat dit korrek vir toekomstige verwysings en statistieke gemonitor kan word. Verder is dit belangrik dat grafte, wanneer dit uitgebou word, volgens voorgeskrewe veiligheidstandaarde en bouregulasies sal geskied, sodat grafte nie inval tydens konstruksie of wanneer persone oor grafte beweeg nie.

RIGLYNE BY AANKOOP EN RESERVERING VAN GRAFTE

1. Geen graf word deur die Munisipaliteit gegrawe, uitgebou of toegemaak nie.

2. Reserverings word toegelaat vir slegs een graf per aansoeker.

3. Aankoop en reservering van dubbeldiepte grafte word aangemoedig (dit neem minder plek in beslag as twee grafte langs mekaar). Die prys van die tweede graf in ʼn dubbeldiepte graf is slegs 15% van ʼn normale grafprys.

4. Die plaas van menslike as (in geval van verassings) word in ʼn graf of in ʼn nismuur (teen die geldende tariewe) toegelaat.

PROSEDURES BY DIE UITBOU EN TOEMAAK VAN GRAFTE

1. Indien grafte uitgebou word, moet versterkte betonstroke bo-op die kis geplaas word om die inval van grafte te verhoed en nie materiaal soos sinkplate nie.

2. Wanneer grafte uitgebou word, moet dit ʼn dubbellaag stene wees tot ten minste bokant die kis (waarop betonstroke geplaas word) om die inval van uitgeboude grafte te beperk.

3. ʼn Boete, soos vervat in die tariefbundel, word gehef teen begrafnisondernemers en privaat persone wat grafte grawe en uitbou en nie boumateriaal, klippe en ander rommel verwyder wanneer grafte klaar gegrawe en/of uitgebou is nie.

4. Alle ander regulasies soos vervat in die begraafplaasverordening bly van toepassing (grafdiepte, ensovoorts).

ROLLE

Die Parke en Rekreasie Afdeling se subafdeling, Dienste, is verantwoordelik vir die uitvoering van die beleid.

VERWANTE BELEID

1. Begraafplaasverordeninge.
2. Tariefbundel.

HERROEPINGS/WYSIGINGS

Dat alle vorige beleidsbesluite in hierdie verband herroep word